# Jesus het die dood deurbreek

416

Je - sus het die dood deur - breek

waar-deur al - les in - ge - perk was,

en die grens so oor - ge - steek

waar-deur ein - dig - heid be - werk was.

Uit sy dood kom le - we voort -

só ont - staan 'n deur -gangs-poort.

1 2 3

X Lied :

2

Jesus het die dood verslaan!
So leef Hy nou by die Vader.
Hy het almal voorgegaan
wat Hy tot Hom wil vergader.
In sy woning maak Hy plek
dat sy mense in kan trek.

3

Jesus het die dood oorwin!
Hy is daarom Lewenskoning,
en sy ryk het reeds begin -
maar daar wag nog 'n bekroning.
Waar die aarde sterk na smag,
sal dán aanbreek deur sy mag.